# PSALM 101



Ek wil 'n lied sing tot u eer,



sing van u reg en lief - de, Heer.



Kom U na my toe, kom my Heer;



wan - neer kom help U my, wan - neer?

2.

Ek wil my huis bevry van kwaad;

dit wat verkeerd is, sal ek haat,

hom uitwis wat in laster praat,

en dit wat sleg is, sal ek laat.

3.

Dié wat opreg van lewe is,

op God vertrou, die eerbares,

mag vir my werk en by my bly;

leuens en bedrog sal ek bestry.

4.

Net hul wat eer aan U betoon

word van vernietiging verskoon.

Net hul mag in u stad bly woon.

Ek maak die land van onreg skoon.